# PSALM 59

Tot U, o He - re, rig ek my ge - bed,

dat U my van die vy - and red.

Dat ek on - skul - dig is, kan ek be - wys,

tog wil hul, God, my le - we eis.

2.

Almagtig is U, God van Israel,

in wie ek my vertroue stel.

U sterkte gaan bo hulle sterkte uit;

U kan gewis my vyand stuit.

59

3.
Snags sluip hul grommend

in die strate rond,

bloeddorstig soos 'n honger hond;

U sal hul hoogmoed uitlag en bespot,

al sou hul dink U hoor nie, God.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

4.

59

Ek sal my hoop op U gevestig hou;

U sal my hulp bied in u trou.

U sal my op hul hoogmoed

neer laat sien.

U, wat as vesting vir my dien.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

5.

Breek hulle in hul sonde stadig af,

sodat my volk sien hoe U straf.

Almagtige wat oor die mens regeer,

laat hulle sien dis U, o Heer.

59

6



Saans keer die vy-and t'rug,die honger hond,



en snuf - fel in die stra - te rond.



Maar elk - e mô - re sing ek tot u eer,



want ek ver - trou op U, o Heer.

1 2 3 4 5 6

X Lied :